# Leer ons om in eie oë

Leer ons om in ei - e o - ë

klein te wees voor U, o Heer,

diep be - wus van on - ver - mo - ë

1(b)

om u Naam op - reg te eer.

Maak ons ne - de - rig en stil

om te le - we soos U wil.

2.

Daar is by ons soveel weerstand,
teen u wil, u Woord, o Heer.
Ons bied soveel kere teenstand -
Wil ons nie deur U laat leer.
Skep in ons 'n nuwe gees;
laat ons U gehoorsaam wees.